# Die Troon van Dawid.

**Deur: F.W.C. Neser M.Sc.**

Transkripsie van kasset no: B317, (17-04-1981)
Transkripsie deur suster Hester du Plessis.

Verwysings: 1953 Vertaling

**Die Troon van Dawid**

Outeur: F.W.C. Neser

Uitgewer: F.W.C. Neser
Posbus 31571
Wonderboompoort
0033

**Tel: (012) 379 8954**
**Faks: (012) 377 0147**
**Sel: 076 788 6256**
**E-pos: Ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com**
**Webtuiste: www.israelmusthear.co.za**

**Kantoor ure: Maandag tot Donderdag**
**9h00 – 12h00**

Drukker: Minit Print Pretoria Noord
Tel: (012) 565-5288
Fax: (012) 565-5289
E-pos: info@minitprint.biz

Eerste uitgawe: 2009
Tweede druk: 2014

ISBN: 978-1-920298-07-4

## Die Troon van Dawid.

Ons gaan saam lees uit die HERE se Woord:
2 Samuel 7:1-17;

1 EN terwyl die koning in sy huis woon, nadat die HERE hom rus gegee het van al sy vyande rondom,

2 sê die koning vir die profeet Natan: Kyk tog, ék woon in ‘n huis van sederhout, maar die ark van God woon binnekant ‘n tentdoek.

3 Toe sê Natan vir die koning: Gaan heen, doen alles wat in u hart is, want die HERE is met u.

4 Maar in dieselfde nag kom die woord van die HERE tot Natan en sê:

5 Gaan sê aan my kneg, aan Dawid: So spreek die HERE: Sou jý vir My ‘n huis bou om in te woon?

6 Ek het tog in geen huis gewoon van die dag af dat Ek die kinders van Israel uit Egipte laat optrek het tot vandag toe nie; maar Ek het rondgetrek in ‘n tentwoning.

7 Oral waar Ek onder al die kinders van Israel rondgetrek het, het Ek ooit ‘n woord gespreek met een van die stamme van Israel, wat Ek aangestel het om my volk Israel op te pas, en gesê: Waarom bou julle nie vir My ‘n huis van sederhout nie?

8 So moet jy dan nou aan my kneg, aan Dawid, sê: So spreek die HERE van die leërskare: Ek self het jou geneem uit die weiveld agter die skape weg, om ‘n vors te wees oor my volk, oor Israel;

9 en Ek was met jou oral waar jy gegaan het, en het al jou vyande voor jou uitgeroei; en Ek sal vir jou ‘n groot naam maak soos die naam van die grotes wat op die aarde is;

10 en Ek sal vir my volk Israel ‘n plek bestel en hom plant, dat hy op sy eie plek kan woon en nie langer verontrus word nie. En kwaaddoeners sal hom nie meer verdruk nie soos vroeër nie,

11 naamlik van die dag af dat Ek rigters oor my volk Israel aangestel het. Maar Ek sal jou rus gee van al jou vyande; en die HERE gee jou te kenne dat die HERE vir jou ‘n huis sal stig.

12 As jou dae vol is en jy met jou vaders ontslaap het, sal Ek jou nakomeling wat uit jou liggaam sal voortkom, laat optree en sy koningskap bevestig.
13 Hý sal vir my Naam 'n huis bou, en Ek sal sy koninklike troon bevestig tot in ewigheid.
14 Ek sal vir hom 'n vader wees, en hy sal vir My 'n seun wees; sodat as hy verkeerd handel, Ek hom sal straf met 'n menslike roede en met slae van mensekinders.
15 Maar my goedertierenheid sal van hom nie wyk nie, soos Ek dit onttrek het aan Saul wat Ek voor jou aangesig verwyder het.
16 En jou huis en jou koningskap sal bestendig wees tot in ewigheid voor jou; jou troon sal vasstaan tot in ewigheid.
17 Volgens al hierdie woorde en volgens hierdie hele gesig, so het Natan met Dawid gespreek.

Ons lees tot daar, mag die HERE sy Woord seën. Maar ek herhaal vir u net twee verse uit hierdie gedeelte, die eerste is:
Vers 8 - "So moet jy dan aan my kneg, aan Dawid, sê: So spreek die HERE van die leërskare: Ek self het jou geneem uit die weiveld agter die skape weg, om 'n vors te wees oor my volk, oor Israel".

Ek wil hê u moet mooi kyk, die HERE sê om 'n vors te wees;
Die Engels sê: (Dake's KJV)
"To be a ruler over my people over Israel".
"My volk"; - om 'n vors te wees oor "my volk, Israel".

Vers 16 - "En jou huis en jou koningskap sal bestendig wees tot in ewigheid voor jou; jou troon sal vasstaan tot in ewigheid.

Die HERE belowe vir Dawid 'n ewigdurende troon en 'n ewigdurende huis! Ons boodskap dan:
Die Troon van Dawid.

Geliefdes, ek is daar seker van dat u met my sal saamstem, ons kan niemand beter se voorbeeld volg as die voorbeeld van onse Here Jesus self nie. En vir my is dit pragtig en wonderlik om te sien bv. wat Jesus gedoen het, as ons kyk na Lukas 24.

Daar toe die Here Jesus na sy opstanding, Homself by die Émmaüsgangers aangesluit het, en hulle so bedroef en hartseer was omdat die Here Jesus gesterf het aan die kruis en hulle geen teken verder gesien het nie en gesê het, ag, ons het tog gehoop dat dit Hy sou wees wat Israel sou verlos, - dit is vers 21.
Lukas 24:21, 25-27;

21 En ons het gehoop dat dit Hy was wat Israel sou verlos; maar nou is dit vandag, met dit alles, die derde dag vandat dit plaasgevind het.

Die Here Jesus het Hom toe by hulle aangesluit en ons kom nou by:

25 En Hy sê vir hulle: o Onverstandiges, met harte wat traag is om te glo alles wat die profete gespreek het!

(Ek wil hê u moet mooi kyk hoedat die Here Jesus onmiddellik hierdie Émmaüsgangers wat se harte bedroef was en wat natuurlik ook in ‘n verwarring en in ‘n vertwyfeling was, dat Hy vir hulle onmiddellik terugneem na die profete! Dat Hy vir hulle sê: “met harte wat traag is om alles te glo wat die profete gespreek het!”

Ons vind so ‘n tragiese verskynsel, veral in die tyd waarin ons lewe, maar ook in ons tradisie wat agter ons rug is, dat daar vandag selfs ‘n groot neiging is, ‘n algemene gebruik is om die Ou Testament heeltemal te verwaarloos, en te sê ons lewe in die tyd van die Nuwe Testament. Ons het niks meer met die Ou Testament te doen nie. En kyk wat doen die Here Jesus; Hy sê vir hulle hoekom is julle traag om te glo alles wat die profete gespreek het! Ek wil vir u sê, baie heerlike, baie wonderlike dinge wat die profete gespreek het:

Staan nou op die punt om vervul te word;
Staan nou op die punt om waar te kom!;
Om verwerklik te word!

Is dit dan nie vir ons nodig en noodsaaklik, veral met onse Here Jesus se voorbeeld, dat ons nou meer as ooit tevore sal kyk wat die profete gesê het nie!
En dit is wat ons besig is om met hierdie Konferensie (1981) te doen.
Toe gaan die Here Jesus aan:

26 Moes die Christus nie hierdie dinge ly en in sy heerlikheid ingaan nie?

27 En Hy het begin - - - -
(kyk mooi)

- - - - van Moses en al die profete af en vir hulle uitgelê in al die Skrifte die dinge wat op Hom betrekking het.

Dit is daarom dat ons ook ons titels gekies het van die “Koning in die Wet”, môre middag gaan ons kyk wat die eerste vyf boeke van Moses, wat gewoonlik as die Wet beskou word, wat hulle vir ons sê van Jesus. Wat die toekoms verwagting was in die totstandkoming van God se volk toe Hy hulle gekonstitueer het; sy volk op aarde en aan hulle sy ewige grondwet gegee het en vir hulle gesê het: “julle sal vir My wees ‘n koninkryk van priesters en ‘n heilige nasie” – (Exodus 19:5-6); dat ons sal sien wat God vir hulle gesê het. Soos ons vir u gesê het, dit is wat ons nodig het om Godsplan, ons eie plek in hierdie tydsbestek, te kan deurdink en te kan sê:

“Waar is ek op pad heen?”;
“Wat beteken die tyd wat ek in lewe?”;
“Kan ek as te ware deur die lang tonnel kyk, en kan ek die eindpunt aan die anderkant sien, en dat dit vir my duidelik sal wees!”

Ek glo God het dit so bedoel! Dat ons nie in die duisternis moet wandel nie! Die Here Jesus neem hulle toe na Moses (of soos dit die Wet genoem word) en al die profete en Hy lê vir hulle uit in al die Skrifte die dinge wat op Hom betrekking het! As daar ooit ‘n tyd was wat ons dit nodig gehad het, dat daar vir ons uitgelê word wat op Jesus betrekking het in die hele Ou Testament, dan is dit vandag!
Ek wil hê u moet onthou, baie mense dink nooit daaraan, maar die enigste Bybel wat bestaan het in die tyd van Jesus was net die Ou Testament! Ons wat so groot geword het met ‘n Bybel van Ou Testament en Nuwe Testament dink ooit eers daaraan nie! Maar in die tyd van Jesus en van die apostels het hulle net die Ou Testament gehad:

En daarop het hulle gelewe!;
En daarop het die krag van God op hulle neergedaal!;
En daarop het hulle bedien!

Maar vandag wanneer ons dit die nodigste van alles het om te sien wat die profete sê, gooi ons as te ware die Ou Testament weg!

Maar goed, Jesus is nog nie klaar nie, en Hy het toe met hulle gepraat en naderhand het hulle oë oopgegaan en hulle harte het warm geword en hulle het Hom naderhand herken.

Nou kom ons by Lukas 24:44-45;
44 En Hy sê vir hulle: Dit is die woorde wat Ek met julle gespreek het toe Ek nog by julle was, dat - - - - -
(Luister mooi!)
- - - - - alles wat oor My geskrywe is in die wet van Moses en die profete en die psalms, vervul moet word.

Met ander woorde alles wat van My geskrywe is in die hele Ou Testament vervul moet word.
45 Toe open Hy hulle verstand om die Skrifte te verstaan.

As ons dan voorbereid wil wees vir die grootste oomblik van alle oomblikke, naamlik die Wederkoms van onse Here Jesus, dan moet ons onderleg wees (we must be instructed!) in wat die hele Ou Testament van Jesus te sê het anders is ons nie ‘n voorbereide volk vir hierdie heerlikste oomblik van alle oomblikke nie! Dit is wanneer Jesus sal kom in Glorie, in Majesteit en in Heerlikheid!
Dit is die las wat op ons hart lê!

Die HERE het vir Dawid ‘n ewigdurende troon belowe! Dawid was so vol van dankbaarheid dat Dawid met ‘n blye toegewyde hart vir God geantwoord het. As u nou aanlees van waar ons opgehou het in 2 Samuel 7:17; sal u sien dat Dawid het ingegaan voor die aangesig van die HERE, en Dawid het as te ware voor die aangesig van God gaan sit en hy het met God begin praat.
Kom ons lees ‘n paar van die woorde wat Dawid met God gepraat het, in antwoord op God se heerlike belofte aan hom!
Kom ons begin by:
2 Samuel 7:23-29;
(En Dawid sê vir die HERE; ‘n plegtige geleentheid en ‘n plegtige ontmoeting tussen Dawid en God.)

23 En wie is soos u volk, soos Israel, ‘n enige nasie op die aarde, wat God vir Hom as ‘n volk gaan verlos het, en om vir Hom ‘n naam te maak: en om groot dinge te doen vir hulle en vreeslike dinge aan u land voor u volk uit wat U verlos het vir U van Egipte, *van* die heidene en hulle gode?
24 En U het u volk Israel vir U bevestig as ‘n volk vir U tot in ewigheid; en U, HERE, het vir hulle ‘n God geword.
25 Laat dan nou, HERE God, die woord wat U oor u kneg en oor sy huis gespreek het, in vervulling gaan tot in ewigheid, en doen soos U gespreek het;
26 sodat u Naam kan groot wees tot in ewigheid deurdat hulle sê: Die HERE van die leërskare is God oor Israel, en die huis van u kneg Dawid sal voor u aangesig bestendig wees.
27 Want U, HERE van die leërskare, God van Israel, het die oor van u kneg geopen en gesê: Ek sal vir jou ‘n huis bou; daarom het u kneg vrymoedigheid gevind om hierdie gebed tot U te bid.
28 En nou, Here HERE, U is God en u woorde is altyd waarheid: en U het u kneg hierdie goeie saak toegesê.
29 Laat dit U dan nou behaag en seën die huis van u kneg, sodat dit vir ewig voor u aangesig kan wees; want U, Here HERE, het dit gespreek, en deur u seën sal die huis van u kneg vir ewig geseënd wees.

God is ‘n waarmaker van sy Woord.
God is nie ‘n mens dat Hy sou lieg of die seun van ‘n mens dat Hy iets sal belowe en dit nie sal waar maak nie - (Num. 23:19).

Daarom geliefdes is hier ‘n magtige verskynsel wat weereens in die visie van die prediking oor die algemeen, heeltemal, nie net oor die hoof gesien word nie maar absoluut buite rekening gelaat word!
**Een van die magtigste en plegtigste oomblikke in die bestaan van die mensdom -- hierdie Troon van Dawid is ‘n Ewige troon!**
Dit is die troon wat die Here Jesus kom om in besit te neem, wanneer Hy kom as die Seun van Dawid. Daarom geliefdes moet ons verwag dat die profete baie te sê het oor hierdie troon! En daarom moet ons weet van hierdie troon! En moet ons weet van die Godsplan daarvan, maar kom ons kyk net verder:

Ek wil hê u moet op iets baie belangriks let, onthou God het vir Dawid ‘n ewige troon belowe.
1 Kronieke 29:23;
23 So het Salomo dan op die troon van die HERE gaan sit as koning in die plek van sy vader Dawid, en hy was voorspoedig; en die hele Israel was hom gehoorsaam.

Ons weet baie goed dat Salomo vir Dawid opgevolg het. Salomo het in die plek van sy vader Dawid koning geword, maar kyk wat sê die Skrif, u het dit dalk nie eers raak gesien nie, u het dit nou net saam met my gelees, laat ek dit vir u wys.
Kom ons lees dit weer: “So het Salomo dan op die troon van die HERE gaan sit as koning in die plek van sy vader Dawid”, is dit nie iets geweldigs nie.
Dawid se troon word nou genoem die troon van die HERE!
Hier is iets **GROOTS en MAGTIG!**
Salomo het op die troon van Dawid gaan sit, dit is so, maar nou word Dawid se troon ook die troon van die HERE genoem! Goed ons sal dit nou vir u saamvat.
Kom ons kyk na:
1 Konings 2:12;
12 DAARNA het Salomo op die troon van sy vader Dawid gaan sit, en sy koningskap is goed bevestig.

Dit is wat ons nou gewoonweg weet. So Salomo het gaan sit op die troon van sy vader Dawid, maar Kronieke sê hy het gaan sit op die troon van die HERE. So die twee is dan sinoniem met mekaar. Nou gaan ons terug na Kronieke.
2 Kronieke 6:10;
10 En die HERE het sy woord vervul wat Hy gespreek het: sodat ek opgestaan het in die plek van my vader Dawid, - - -
(dit is Salomo wat hier spreek)
- - - - - en ek sit op die troon van Israel soos die HERE gespreek het, en ek het die huis gebou vir die Naam van die HERE, die God van Israel,

Hier het ons nou 3 benaminge vir dieselfde troon!

1). Salomo het gaan sit op die troon van Dawid – (1 Konings 2:12);
2). Salomo het gaan sit op die troon van die HERE – (1 Kronieke 29:23);
3). Salomo het gaan sit op die troon van Israel – (2 Kronieke 6:10).

So al drie hierdie trone is sinoniem. Want dit is nie verskillende trone nie, dit is dieselfde troon!
Dit is van die uiterste belang vir hierdie tyd waarin ons vandag lewe!

Kom ons gaan na:
2 Kronieke 9:8;
8 Geloofd sy die HERE u God wat behae in u gehad het - - - -
(Dit is nou die koningin van Skeba wat hier met Salomo praat)

- - - - om u op sy troon as koning vir die HERE u God te laat sit! Omdat u God Israel liefhet om dit verewig in stand te hou, het Hy u as koning oor hulle aangestel om reg en geregtigheid te doen.

Hier is die Troon: - “Om u op sy troon as koning vir die HERE u God te laat sit, omdat u God Israel liefhet om dit verewig in stand te hou”.
Dus, is dit God se belofte en is dit die Godsplan, om hierdie volk vir ewig in stand te hou. Dus as die duiwel die plan van God wil verydel, as hy die Gods gedagte op aarde wil vernietig, al wat hy nodig het om te doen is om hierdie volk te vernietig! As hy hierdie volk vernietig, dan vernietig hy die troon van God op aarde!
Laat ek dit weer vir u sê:

U moet dit verstaan!;
U moet dit begryp: Dit is wat op die oomblik in die wêreld op die spel is;
Dit is wat vir u en vir my in die aangesig staar, dus die aanslag!;
Dus is dit nie net die aanslag van die kommunisme nie;
Dit is nie net die aanslag van die heidense hordes rondom ons nie;
Dit is die aanslag van die duiwel self!

Hy gebruik hulle maar net as sy agente, as sy instrumente om deur te werk! En daarom as ons staande wil bly is daar vir ons net een beroep en dit is dat ons dan sal sê:
“HERE maak ons instrumente vir God!
Ons is U volk HERE, kom vul ons met U Gees!”
Dit is presies wat die profete belowe en wat ons nog in die loop van hierdie dienste vir u sal wys en dit is wat op die punt staan om op ‘n magtige wyse te gebeur!
O, mag God u met so ‘n heilige geesdrif en so ‘n heilige nuuskierigheid vervul, dat u hierdie saak in God se Woord sal ondersoek en u tot ‘n ontdekking sal kom, wat vir u sal laat opspring van vreugde en wat u in hierdie tyd sal visie gee en sal sê:
“HERE nou verstaan ek waarom ek lewe!;
Nou verstaan ek HERE wat my taak is, wat my roeping is, en waarom ek myself moet toewy!;
HERE nou sal Jesus vir my kosbaarder word as ooit tevore, want nou is Jesus nie net die redder van my siel nie, maar Hy is ook my Koning; **HY IS DIE KONING VAN MY VOLK!"**
Prys die HERE!
Hy is die komende Koning van die wêreld!
Ek is sy nederige, maar toegewyde onderdaan, ek sal lewe vir my Koning en as dit nodig is sal ek vir Hom sterwe!
Want Hy sal my weer lewendig maak om vir ewig saam met Hom te regeer!
Loof die HERE!

Dit is daarom dat ons Jesaja 41:21 hierdie heerlike woorde lees:
Ons lees Jesaja 41:21;
21 BRING julle regsaak voor, sê die HERE, bring julle bewysgronde aan, sê die Koning van Jakob.
Wie is dit wat hier praat?;
Dit is die HERE;
Wat noem Hy Homself?;
Hy noem Homself die Koning van Jakob!

Geen wonder dat Petrus in 1 Petrus 2:9-10, hierdie heerlike woorde sê, Hy sê vir hierdie mense aan wie hy skryf, as u na die eerste vers kyk:

1 Petrus 1:1-2;
1 PETRUS, ‘n apostel van Jesus Christus, aan die vreemdelinge van die verstrooiing in Pontus, Galásië, Kappadócië, Asië en Bithínië,
2 uitverkore volgens die voorkennis van God die Vader, in die heiligmaking van die Gees, tot gehoorsaamheid en besprenkeling met die bloed van Jesus Christus: Mag genade en vrede vir julle vermenigvuldig word!
Wie is hierdie vreemdelinge in die verstrooiing van Pontus, Galásië, Kappadócië, Asië en Bithínië,
Dit is niemand anders as hierdie verlore 10 stamme van Israel nie, en wat sê hy vir hulle in:
1 Petrus 2:9-10;
9 Maar julle is ‘n uitverkore geslag, ‘n koninklike priesterdom, en ‘n heilige volk, ‘n volk as eiendom verkry, om te verkondig die deugde van Hom wat julle uit die duisternis geroep het tot sy wonderbare lig,
10 julle wat vroeër geen volk was nie, maar nou die volk van God is; aan wie toe geen barmhartigheid bewys is nie, maar nou bewys is.

En dan word hierdie Skrif gebruik op ‘n magtige wyse, menslik gesproke sal ek liewers sê op ‘n emosionele wyse as ‘n teks om vir die heidene te preek. Dit is nie die waarheid nie. Dit is onskriftuurlik!
Geliefdes, hierdie Skrif, is ‘n Skrif vir God se Israel volk, vir u en vir my!
Hy kan nie vir ‘n heiden nasie sê: Jy is ‘n koninklike priesterdom, jy is ‘n heilige volk, God het jou as ‘n eiendom verkry om sy lof te verkondig nie.

Petrus haal hier direk aan uit Exodus 19:5-6. Waar die HERE vir Israel gesê het, “En júlle sal vir My ‘n koninkryk van priesters en ‘n heilige nasie”.

Dit is in presies dieselfde gees en in opvolging van die ganse Skrif, dat God Homself die Koning van Israel gemaak het, dat God vir Israel gesê het: “Julle is die volk van God!”

Soos ek so baie in hierdie gemeente gesê het en luister na dit: Nie in die eerste instansie om God se wit broodjies te wees nie, en voorrang behandeling te kry nie, maar om God se diensvolk te wees, om sy lof te verkondig, sodat uiteindelik die volkere van die aarde sal moet herken dat die HERE God is, maar daarvoor het Hy vir Hom 'n volk gekies en daarvoor het Hy vir hierdie volk 'n ewigdurende bestendige bestaan belowe en 'n ewigdurende bestendige koningshuis wat met die wederkoms van die Here Jesus deur Jesus self oorgeneem sal word soos ons aanstons sal sien.
Daarom lees ek dan met u en vir hierdie gemeente miskien vir u een van die wel bekendste aanhalings, van my kant, ek hoop u sal tog nooit moeg word vir hierdie Skrif nie.

Lukas 1:31-33; (Luister wat sê die engel vir Maria)

31 En kyk, jy sal swanger word en 'n Seun baar, en jy moet Hom Jesus noem.

32 Hy sal groot wees en die Seun van die Allerhoogste genoem word;

(en luister nou dit is wat nooit verkondig word of feitlik nooit sover ek weet, in ander kerke nie, luister wat sê die engel)

- - - - en die Here God sal aan Hom die troon van sy vader Dawid gee,

(Presies soos die HERE belowe het!)

33 En Hy sal koning wees oor die huis van Jakob tot in ewigheid, en aan sy koninkryk sal daar geen einde wees nie.

Dit is presies wat die profete gesê het!
Is dit nie waar nie?
Die HERE God sal aan Hom die troon van sy vader Dawid gee, dit is 'n ewigdurende troon! En Hy sal Koning wees oor die huis van Jakob.
Luister dit is van die uiterste belang:

Jakob is nooit die kerk nie!
Jakob is altyd die letterlike 12 Stamme van Israel!

Dit is altyd die nasie, en Hy sal Koning wees oor die huis van Jakob! Die troon van die HERE oor Israel soos ons gesien het. Hy sal Koning wees oor die huis van Jakob en aan sy koninkryk sal daar geen einde aan kom nie! Dit is wat die engel gesê het!

Hierdie 2de gedeelte vanaf - “en die Here God sal aan Hom die troon van sy vader Dawid gee”, en tot by daardie deel is nog nie vervul nie.
U en ek staan in die geskiedenis, luister, vra God om u die genade te gee om dit te bevat, om dit te begryp, u staan in die geskiedenis, op die punt van hierdie beloftes:

Vra God om dit vir u te laat begryp!
U staan nou op die punt van die vervulling van hierdie beloftes!
Die grootste gebeurtenisse wat die wêreld nog ooit gesien het!
Skud u self wakker!

Die duiwel (en daaroor kan jy ‘n hele reeks Lesings gee!) hoedat hy voor elke groot gebeurtenis, die duiwel die mens ‘n soort van ‘n inspuiting gee, ‘n narkose om hom aan die slaap te sus. Dit is daarom dat Jesus, u kan dit self lees in Jesus se woorde oor sy wederkoms, hoedat Hy klem daarop lê:
“Waak en bid en moenie dat Ek julle aan die slaap vind nie!"
“Moenie dat Ek skielik kom en julle onverhoeds oorval nie!”
Dit is hierdie saak; Of dit in sonde is of in onkunde is, en of dit in wellus is, op watter manier u ook al besig sal wees; die duiwel weet vir elkeen van ons, party van ons sorg die duiwel dat ons ryk word, vir die meeste sorg hy dat ons arm word, en al twee of dit sy rykdom of sy armoede is, wat hom beetkry en maak hom onvoorbereid!

Ek het al vir u baie keer gesê dis ‘n soort van ‘n parodie op wat hulle gesing het tussen Dawid en tussen Saul. Die dogters van Israel het begin sing: Saul het sy duisende verslaan, maar Dawid sy tienduisende!
Toe maak hulle hierdie parodie daarop, waar teëspoed sy duisende verslaan het, daar het voorspoed sy tienduisende verslaan!
Voorspoed en rykdom is nog ‘n groter vyand as armoede.
Nou ja, prys die HERE.
Nou sê die Here Jesus in sy openbaring aan Johannes:

Openbaring 3:21;
21 Aan hom wat oorwin, sal Ek gee om saam met My te sit op my troon, soos Ek ook oorwin het en saam met my Vader op sy troon gaan sit het.

Luister mooi, ek sê dit vir u weer: “Aan hom wat oorwin, sal Ek gee om saam met My te sit op my troon, soos Ek ook oorwin het en saam met my Vader op sy troon gaan sit het”.
Let op Jesus praat hier van twee trone:
Hy praat van my Vader se troon;
En Hy praat van my troon.

Hy sê vir die een wat oorwin belowe Ek hom of haar dat hy en sy saam met My op my troon sal sit soos Ek ook oorwin het, en saam met my Vader op sy troon gaan sit het.
Met ander woorde:
Jesus sit op hierdie oomblik nie op sy eie troon nie;
Hy sit saam met die Vader op die Vader se troon!
Waar is sy troon, die troon van Dawid?
Waar was Dawid se troon; Dawid se troon was nog nooit in die hemel opgeneem nie.
Soos een Bybel Verklaarder dit sê:
Dawid se troon was net so ‘n werklikheid soos die troon bv. van die keisers van Rome. En kan net so min vergeestelik word. Nêrens vind ons dat Dawid se troon ooit verwys word na ‘n geestelike troon nie. Dit was ‘n letterlike troon, Salomo het daarop gaan sit en na Salomo het die troon aangegaan. Dit was altyd ‘n aardse troon. Nêrens lees jy dat hy ooit in die hemel opgeneem is nie. Dit is ‘n troon oor Israel.

Daarom sal die Here Jesus, wanneer Hy kom, kom sit Hy op die troon van sy vader Dawid. En Hy belowe vir elkeen wat die oorwinnings lewe lei dat daardie persoon ook saam met Hom op sy troon sal sit.
Wat beteken dit om saam met ‘n koning op sy troon te sit? Dit beteken om ‘n mede regeerder te wees saam met daardie koning.
Met ander woorde: vir elkeen van u en my, as ons in hierdie tyd waarlikwaar kom uitstaan en sê “HERE hier is ek, en as dit nodig is my God, deur U genade, dan gee ek myself om vir U te sterwe! Ek

wil daardie oorwinnings lewe lei!"  Dan sê die HERE vir u, wanneer Hy kom in die Heerlikheid en al die heilige engele saam met Hom, sal u saam met Hom op sy troon sit en u sal saam met Hom regeer.
Geliefdes, kan u dus nou sien waarom die HERE dit so op my hart gelê het om dit as tema vir ons konferensie te kies.
Daarom wil Ek saam met u lees, die gedeelte wat ek by die vorige diens gelees het: Miskien sal ek dit nog in elke diens lees, so wanneer hierdie konferensie verby is dat dit absoluut ingeskerp in u gemoed sal wees.
Jesaja 52:7-10;
7 HOE lieflik is op die berge die voete van hom wat die goeie boodskap bring, wat vrede laat hoor, wat goeie tyding bring, wat verlossing uitroep; wat vir Sion sê: Jou God is Koning!
(Wat vir Sion sê – Israel jou God is koning)
8 Hoor! Jou wagte! Hulle verhef die stem, hulle jubel almal saam; want hulle sien vlak voor hulle oë hoe die HERE terugkeer na Sion.
Ek glo as u, u hart en u lewe in hierdie tyd aan die HERE wei, om waarlik 'n wagter in Israel te word en te wag vir sy wederkoms, en te wag vir die vervulling van God se Woord en wanneer u Hom dan sien kom, o, hoe sal u nie jubel nie!  U sal sê:

"HERE ek het U verwag!;
HERE ek het myself daarop voorberei!;
HERE ek het myself daarop ingestel!;
HERE en hier kom U, ek het U verwag, my God;
Hier is ek, deur U genade!"

En u sien die belofte wat die HERE vir u gegee het.
9 Breek uit, jubel almal saam, puinhope van Jerusalem! Want die HERE het sy volk getroos, Jerusalem verlos!
10 Die HERE het sy heilige arm ontbloot voor die oë van al die nasies, en al die eindes van die aarde sal sien die heil van onse God.

Ek wil vir u sê teen hierdie tyd, sal die wêreld in puinhope lê.  Dis nie 'n mooi iets wat ek nou vir u sê nie, wat u nie graag sal wil hoor nie, maar dis die waarheid van God se Woord.  Ons staan voor die GROOTSTE BESOEKING, ons staan voor die GROOTSTE OORDEEL wat die wêreld nog ooit gesien het! Want die duiwel gaan

sy uiterste doen om hierdie wêreld te verwoes, om God te verhoed om DIE TROON VAN SY SEUN hier op die troon van Sy vader Dawid gevestig te kry.  Ek gaan nie daarop in nie maar u sal dit kry in my geskrifte en hierdie gemeente ken dit goed.

Ek het vir u baie keer al verduidelik as u na die Génesis verhaal toe gaan, reg in die begin van Génesis, dan is daar sterk aanduidings dat dit die lot is wat die eerste wêreld getref het, en hom woes en leeg gelaat het, dat dit 'n absolute verwoesting was, want die duiwel was toe die koning op hierdie aarde voordat hy, die duiwel geword het, toe hy nog Lucifer was.  Toe kom hy in opstand teen God en daardie val van hom, is daar sterk aanduidings dat daardie val die verwoesting van die eerste wêreld veroorsaak het en hom woes en leeg gelaat het soos ons dit vind in Génesis 1:1.

Nou het die HERE vir Adam daarop geplaas, die duiwel het Adam verlei, en al hierdie tragiese geskiedenis van die afgelope eeue, en Jesus moes kom sterf aan die kruis en met sy bloed betaal. Wanneer Hy nou weer kom as die tweede Adam, om God se Koninkryk op die aarde te vestig, gaan Satan sy laaste poging aanwend om dit weereens te verhoed en daar gaan die groot stryd plaasvind.  Daar is net een behoudenis, en dit is die wederkoms van onse Here Jesus.

So die wederkoms van onse Here Jesus is eintlik 'n Goddelike ingryping! As Hy nie ingryp nie is daar geen hoop vir die mensdom nie!
Want onder sataniese invloed sal die mens in die uiteindelike; (en ek glo ons staan nou voor die deur daarvan) homself verwoes!

Ons het die middele, wetenskaplikes bereken vir ons, en dit het ek ook al baie vir u in hierdie dienste gesê, dat die mens het vandag genoeg waterstofbomme, atoombomme en ander vernietiging middels om homself drie en 'n half keer oor, uit te wis!  M.a.w. as ons onsself uitgewis het; sê nou ons kan ons self weer terug sit, dan kan ons dit drie en 'n half keer doen, so baie vernietiging middels het ons in hierdie wêreld.

Dit is die posisie en dit is die stryd wat op die spel is. Wat u en my meer persoonlik en direk op hierdie oomblik betref ook in S.A. is die aanval en die aanslag; en u gaan dit in intense mate binnekort sien dat die heiden homself gaan toespits op ons hier in S.A.
Dit word al meer en meer deur politici gesê, dit word van platforms verkondig. Amerika en mnr. Ronald Reagon begin dit verkondig en insien dat S.A. is die sleutelland. (Is the Key Nation in the whole world).
As Suid-Afrika val vir die Kommuniste, is dit klaar met die Weste, is dit klaar met Amerika! En wat beteken Suid Afrika se val? – dit beteken die witman.
Dit beteken, as die witman in S.A. val, is dit klaar met die hele Christelike Beskawing! En daarom gaan die hele konsentrasie op ons, op u en op my gevestig en gekonsentreer word! En die heiden gaan daarvoor gebruik word.
Groot botsings en groot onluste staan voor die deur, tesame met dit; dit gaan gemanipuleer word op die kritieke oomblik. Ons sien dit al vir 'n lank tyd aan die wankel, sal die hele Ekonomie volgens God se Woord in duie stort.
U kan dit sien in die "Boek Openbaring" wat ek geskryf het veral as u kom by Openbaring 18, waar ek dit vir u jare gelede – 1962; het ons daardie boek geskryf. Ek sê dit nie vir u om te wys ons is slim nie. Ons is nie slim nie, ek dank God ons het net die regte sleutel, dis al. Enige een wat die regte sleutel het kan 'n deur oopsluit. Nou God het vir ons die regte sleutel gegee deur ons die identiteit te laat sien wie is die ware Israel in hierdie tyd.
Dan sluit dit vir jou die hele profesieë oop! Dit is die posisie waarin ons nou verkeer soos ons op hierdie oomblik in die wêreld staan! Daarom is die konsentrasie op ons en gaan ons baie, baie binnekort dinge sien wat ons nooit vantevore van gedroom het nie.
Maar ons dank die HERE, die Koning!
Die Koning (God het vir Dawid belowe 'n ewigdurende troon!) God het vir Israel belowe dat hierdie nasie bestendig sal bly tot in alle ewigheid - dit is ons waarborg!

Nou geliefdes, kom ons kyk wat die Koning gaan doen.
Ek wil vir u net 'n paar flitse en 'n paar aanduidings gee, dit sal weke van Bybel ondersoek neem om dit alles vir u te verduidelik, maar ek

hoop die volgende paar oomblikke sal ons vir u die Skrif verder oopmaak!
Ek lees met u 2 baie, baie welbekende verse naamlik:
Jesaja 9:5-6;
5 Want ‘n Kind is vir ons gebore, ‘n Seun is aan ons gegee; en die heerskappy is op sy skouer, - - - - -
(Dit is weer die troon van Dawid)
- - - - en Hy word genoem: Wonderbaar, Raadsman, Sterke God, Ewige Vader, Vredevors –
6 tot die vermeerdering van die heerskappy en tot vrede sonder einde, op die troon van Dawid en oor sy koninkryk, om dit te bevestig en dit te versterk deur reg en deur geregtigheid, van nou af tot in ewigheid. Die ywer van die HERE van die leërskare sal dit doen.
Met ander woorde, dit is ons waarborg!
**Ons waarborg:**
Die ywer van die Here van die leërskare sal dit doen!;
Op die troon van Dawid, die heerskappy; die heerskappy oor die ganse aarde!;
Op die troon van Dawid en oor wie was die troon van Dawid? Oor Israel!; Oor geen ander volk nie en daarom gaan die HERE hierdie volk red!;
En die HERE gaan hierdie volk verheerlik!;
En die HERE gaan hierdie volk die Koningskap onder Jesus gee, oor die hele aarde!

O, maak dit die heiden nie woedend nie, o, maak dit die heiden nie rasend nie! En dit is presies wat hy is. Ons sal sien as ons praat oor “Die Koning in die Psalms”, dan sal ons sien in hierdie selfde tema, hoe die heiden raas, hoe dat hy woedend is oor die koms van die Koning om te regeer.

Nou kyk ons na Jeremia 23:5-6; (kom ons lees net eers dit)
5 KYK, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek vir Dawid - - -
(Hier is dit weer)
- - - - ‘n regverdige Spruit sal verwek, en as Koning sal Hy - -
(Kyk daar in die Afr. Bybel, dit is ‘n hoofletter – die Hy. Hierdie

Spruit van Dawid is niemand anders as Jesus die Seun van Dawid nie)

- - - - regeer en verstandig handel en reg en geregtigheid doen in die land.

(Op die aarde).

6 In sy dae sal Juda verlos word en Israel veilig woon; en dit is sy naam waarmee Hy genoem sal word:
**DIE HERE ONS GEREGTIGHEID.**

Wat sien ons hier?
U sien van:

Die Spruit wat vir Dawid verwek sal word;
Dat Hy sal Koning wees;
Dat Hy sal regeer en verstandig handel.

Wat sal Hy kom doen? - **REG EN GEREGTIGHEID OP DIE AARDE.**

U sal met my saamstem as daar ooit ‘n tyd is, waar ons reg en geregtigheid nodig het, en waar niemand op hierdie aarde, geen regering dit vir u kan gee nie; sal die Koning kom en Hy sal dit kom gee!
Sal ons dan nie sê: “Kom Here Jesus” nie!

Kan u dan nie nog sien, meer en meer die betekenis nie. Maar wie, wie is hierin genoem? Wie is hierin betrokke, in die koms van die Koning?
Vers 6 - In sy dae sal Juda (2 Stamme - Juda en Benjamin) verlos word en Israel (10 Stamme) veilig woon.
Dit is dus weer ‘n belofte aan die volle 12 Stamme van Israel!
Prys die HERE!
Kom ons kyk na die droom van Nebukadnésar:
Ons weet in die tyd van Daniël het Nebukadnésar ‘n baie belangrike droom gehad, van ‘n baie groot beeld. As u ‘n volledige uiteensetting daarvan wil hê kan u die boek lees wat ons geskryf het oor “Daniël”.
Maar ons kyk onder andere in hierdie droom wat Daniël vir hom uitgelê het; eers vir hom gesê het wat die droom is.

Daniël 2:35;
35 Toe is tegelykertyd die yster, die klei, die koper, die silwer en die goud fyngestamp, en dit het soos kaf geword van die dorsvloere in die somer, wat die wind wegneem, sodat daar geen spoor van gevind is nie; maar die klip wat die beeld getref het, het ‘n groot rots geword wat die hele aarde gevul het.

In sy droom sien Nebukadnésar hierdie groot indrukwekkende beeld en hy sien ‘n klip loskom uit die berg en hy tref hierdie beeld op sy voete en hy maal hom fyn. Nebukadnésar wonder wat dit kan beteken. Daniël sê vir hom in die 44ste vers:
Daniël 2:44;
44 Maar in die dae van dié konings sal die God van die hemel ‘n koninkryk verwek wat in ewigheid nie vernietig sal word nie, en die heerskappy daarvan sal aan geen ander volk oorgelaat word nie; dit sal al daardie koninkryke verbrysel en daar ‘n einde aan maak, maar self sal dit vir ewig bestaan -

God beloof aan Israel ‘n ewige bestaan.
God belowe aan Dawid ‘n ewige huis.
Hier sien Nebukadnésar nou hierdie klip en Daniël sê vir hom; dit stel ‘n koninkryk voor wat vir ewig sal bestaan en wat al die ander nasies sal vernietig.
Wie anders as Israel is dit?
Jy kan nie twee ewige koninkryke kry wat oor die hele aarde sal heers nie, dus wys dit vir jou hier hoedat Israel onder Koning Jesus hierdie wêreldstelsel nog sal verpletter en sal fyn maal; en dit is teen wat die heiden in opstand is. Dit is die botsing wat vir ons voor die deur staan!
Maar Daniël kry self ‘n visioen.
Daniël 7:13-14,18, 27;
13 Ek het gesien in die naggesigte, en kyk, met die wolke van die hemel het Een gekom soos die Seun van ‘n mens, en Hy het gekom tot by die Oue van dae, en hulle het Hom nader gebring voor Hom.

14 En aan Hom is gegee heerskappy en eer en koningskap; en al die volke en nasies en tale het Hom vereer; sy heerskappy is ‘n ewige heerskappy wat nie sal vergaan nie, en sy koninkryk een wat nie vernietig sal word nie.

(Dis dieselfde, wie kom met die wolke? Jesus kom met die wolke. Jesus die Seun van Dawid kom om sy koninkryk te kom oprig hier op aarde.)

18 en die heiliges van die Allerhoogste sal die koningskap ontvang, en hulle sal die koninkryk in besit neem tot in ewigheid, ja, tot in alle ewigheid.

(En wanneer u nou hierdie heiliges van die Allerhoogste ondersoek, dan sal u vind hulle is Israel. Die HERE het gesê: julle is vir my ‘n heilige volk. ‘n Koninkryk van Priesters en ‘n heilige nasie!)

27 Dan word die koningskap en die heerskappy en die grootheid van die koninkryke onder die ganse hemel gegee aan die volk - - - -

(nie die kerk nie!)

- - - - van die heiliges van die Allerhoogste; hulle koninkryk is ‘n ewige koninkryk, en al die heerskappye sal hulle vereer en gehoorsaam wees.

Wanneer ons nou by die profete kom, sal ons vir u verder wys, dat dit is wat die Profete wys - dat die nasies sal nog aan God se volk Israel, dus aan u, en aan ons en laat ons dit vrymoedig sê: “Hulle sal nog aan ons onderdanig wees!” dit is die heiden; die heiden ken nie hierdie dinge nie, die duiwel weet dit en die duiwel werk in hulle, daar is ‘n gees wat in hulle opkom wat hulle nie verstaan nie.

Ek het met u 4 jaar gelede – 1976; en enige een in hierdie gehoor wat na daardie kasset wil luister sal ons dit vir u gee; waaroor ons gepreek het oor die betekenis van Soweto.

Soweto:

Waarom was daar opstande in Soweto, waarom is daar hierdie opstande? Die heiden wat instinktief homself verset teen die heerskappy van God se volk, as hy tog maar net geweet het, dat dit tot sy beswil sal wees, as Israel oor hom regeer.

Ek het so baie gesê, (u sal dit vind in my blaadjie wat ek geskryf het oor Moses en sy Kusitiese vrou), voor 1945, vat vir Afrika voor 1945

toe die Europese Nasies oor hierdie Afrika Nasies regeer het; daag ek enige iemand uit om deur die geskiedenis boeke te gaan en vir my te wys waar daar ooit hongersnood was, in enige van hierdie Afrika State. Om vir my te wys waar daar ooit staatsgrepe was, waar daar ooit korrupsie en anargie in enige van hierdie Afrika State was.

Maar wat vind jy na 1945?

Die hele Afrika is bankrot, die hele Afrika is aan die honger ly. En as dit nie was vir Europese – met ander woorde Israel hulp nie, dan het miljoene van hulle alreeds doodgegaan van die honger. Laat ons dit dan sê; laat dit genoem word politiek.

Geliefdes, God weet ek praat nie politiek nie. Ek verkondig God se Woord. Maar hierdie eie Swart State in ons eie land; laat ons blankes ons geld en ons kos van hulle onttrek en hulle sterf binne die volgende maand in die duisende en tien duisende, van die honger. En nie een van hulle sal hulle ooit self kan regeer nie. Want hulle was nooit bedoel om hulle self te regeer nie; Israel is deur God aangestel om hulle te regeer! Dit is die enigste Godsplan, mag God genade gee dat ons tot 'n magtige ontwaking sal kom, en dat ons dit sal sien.

Maar in elk geval ek kan nie nou verder uitwy nie want ek wil nog verder Skrifte met u deel. Ek wil net vir u wys uit:

Matthéüs 19:27-30;

27 Daarop antwoord Petrus en sê vir Hom: Kyk, ons het alles verlaat en U gevolg. Wat sal daar dan vir ons wees?

28 En Jesus sê vir hulle: Voorwaar Ek sê vir julle dat julle wat My gevolg het, in die wedergeboorte - - - -

(English Bible – in the regeneration)

- - - - wanneer die Seun van die mens op sy heerlike troon gaan sit,

(Nou ons het gesien wat Sy troon is, dit is die troon van sy vader Dawid oor die huis van Jakob, m.a.w. ons kan sê, wanneer die Seun van die mens op die troon van Sy vader Dawid gaan sit, oor die huis van Jakob)

- - - - julle ook op twaalf trone sal sit en die twaalf stamme van Israel sal oordeel.

(Sien u dis nie 'n geestelike saak hierdie nie, dis 'n letterlike saak. Dis die Godsplan vir die toekoms, vir die redding van die wêreld)

29 En elkeen wat huise of broers of susters of vader of moeder of vrou of kinders of grond terwille van my Naam verlaat het, sal honderd maal soveel ontvang en die ewige lewe beërwe.
30 Maar baie wat eerste is, sal laaste wees, en wat laaste is, eerste.

Dit is God se belofte!
Prys die HERE!
Ons het dus gesien dat die belofte van God vir ewig staan en dat ons nou gekom het by die klimaks van die eeue! Wanneer hierdie belofte tot sy finale vervulling sal kom, daarom deel ek met u ten slotte nog twee Skrifgedeeltes:
Handelinge 2:25-32, 36; (Kyk wat sê Petrus op die dag van Pinkster. U sal met my saamstem; ‘n baie, baie belangrike geleentheid. Petrus staan op nadat die rukwind gekom het en almal gesê het: “Wat kan dit tog wees?” En Petrus lewer sy eerste boodskap en wat sê hy?)
25 Want Dawid - - - -
(Hier gaan Petrus weer na Dawid)
- - - - sê van Hom: Ek het die Here altyddeur voor My gesien, want Hy is aan my regterhand, dat Ek nie sou wankel nie.
26 Daarom is my hart bly en my tong juig, ja, ook sal my vlees nog rus in hoop.
27 Want U sal my siel nie aan die doderyk nie oorlaat of u Heilige oorgee om verderwing te sien nie.
28 U het My die weë van die lewe bekend gemaak, U sal My vervul met vreugde by u aangesig.
(Luister nou!)
29 Broeders, ek kan vry-uit met julle spreek oor die aartsvader Dawid, dat hy gesterf het en ook begrawe is, en sy graf is by ons tot vandag toe.
30 Omdat hy dan ‘n profeet was en geweet het dat God vir hom met ‘n eed gesweer het dat hy uit die vrug van sy lendene, wat die vlees betref, - - - -
(m.a.w. wat die liggaam betref)
- - - - die Christus sou verwek om op sy troon te sit.

31 het hy, omdat hy dit vooruit gesien het, gespreek van die opstanding van Christus, dat sy siel nie in die doderyk verlaat is en sy vlees ook nie verderwing gesien het nie.
32 Hierdie Jesus het God opgewek, waarvan ons almal getuie is.

Waarna verwys Petrus? Na die Opstanding van Jesus om te gaan sit op die troon van sy vader Dawid; natuurlik met sy wederkoms.
En nou rond hy sy boodskap af in vers 36 en hy sê:
36 Laat dan die hele huis van Israel - - - -
(m.a.w. al 12 die stamme)
- - - - sekerlik weet dat God Hom - - - -
(Dit is Jesus)
- - - - Here en Christus gemaak het, hierdie Jesus wat julle gekruisig het.

(Christus is die Griekse term vir die Hebreeuse term 'Messias').
Met ander woorde; Laat die hele huis van Israel sekerlik weet dat God Hom Here en Messias gemaak het, hierdie Jesus wat julle gekruisig het. Julle het Hom gekruisig, want julle het gesê Hy is 'n indringer, julle het gesê Hy is 'n vals ene, maar die seun van 'n ou timmerman Josef.

Laat ek vir julle sê: "Die opstanding is die bewys dat God hierdie Jesus, wat julle so verag het, Hom nie net Here gemaak het nie" - (die Engelse Bybel sê: He has not only made him Lord, (met ander woorde) - King and Ruler, but He has also made him the Messiah!) Onmiddellik as jy "Messias" sien - gaan jy na die profete en die profete spreek van Jesus in sy Heerlikheid en in sy Majesteit!

Handelinge 15:14-17;
14 Símeon het vertel hoe God in die begin uitgesien het om 'n volk uit die heidene vir sy Naam aan te neem.
15 En hiermee stem die woorde van die profete ooreen, soos geskrywe is:
16 Daarna sal Ek terugkom, en die vervalle hut van Dawid weer oprig, en wat daarvan verwoes is, sal Ek weer oprig en dit herstel,

17 sodat die oorblyfsel van die mense die Here kan soek, en al die nasies oor wie my Naam uitgeroep is, spreek die Here wat al hierdie dinge doen.

“Die vervalle hut van Dawid weer oprig”, met ander woorde die troon van Dawid weer herstel wanneer Jesus kom.
Prys die HERE!
Wat ‘n magtige en heerlike boodskap.
Mag God u ‘n ontwaking gee!
Amen!

## Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is 'n toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes, siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (op hande) sal hierdie nasies tot 'n ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat:

## ISRAEL KAN HOOR!

**Pastor F.W.C. Neser het die volgende boeke geskryf:**

**Hierdie boeke is beskikbaar by: Ekklesia Kassetfonds Trust, Groblerstraat 1402, Mountain View, Pretoria, 0082**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele – ‘n Volledige studie |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |

| No | Titel |
|---|---|
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde – ‘n Volledige Studie |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping – ‘n Volledige studie |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos troos my Volk sê julle God |
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Die Groot Verdrukking – ‘n Volledige studie |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus ‘n Volledige Studie |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die HERE |
| 63 | Wie is my Naaste? |

| No | Titel |
|---|---|
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Afrikanse boeke:**

| No | Title |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die Wonderlike Wêreld van Môre |
| 74 | Die Volk en Verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling / Griek of Jood |
| 79 | Pas Op Waak en Bid |
| 80 | Ellendige en Armoedige Volk |
| 81 | Die Betekenis van Ons Tyd |
| 82 | Wat is die Toekoms vir Suid Afrika? |
| 83 | Die Dag van die HERE |
| 84 | Na die Dag van die HERE |
| 85 | Die Nuwe Verbond en die Bruilof van die Lam |
| 86 | Jesus se Bybel |
| 87 | Gebed die Vergete Geheim |
| 88 | Deur die Kruis na die Kroon |
| 89 | Hoe om die wil van God te ken |
| 90 | Straf en Skuld |

**English Books available**

| No | Title |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |

| No | Title |
|---|---|
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joël |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel’s 70th week |
| 8 | The Great Tribulation – A Complete Study |
| 9 | The Israel Truth  T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth – A Complete Study |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture – A Complete Study |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New English additions:**

| No | Title |
|---|---|
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man Without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his Cushite wife |
| 26 | Unpublished writings 1953 |
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour? |
| 30 | The Book of Romans |
| 31 | The Afrikaner a Unique Nation |
| 32 | The Book of Hosea |

| No | Title |
|---|---|
| 33 | The Law of the Lord |
| 34 | Flying Saucers |
| 35 | The Book of Daniel |
| 36 | The Names of GOD |
| 37 | The Sabbath |
| 38 | Angels – A Complete Study |
| 39 | Second Coming of Christ – A Complete Study |
| 40 | Punishment and Guilt |
| 41 | The Apostle Pauls letter to the Ephesians |

**Naslaan Biblioteek:**

Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar.

**CD's and DVD's**

Daar is 3000 CD's en 350 DVD's beskikbaar waarop Pastor F.W.C. Neser's se boodskappe vasgelê is.

**Website**Besoek ons webtuiste : **www.israelmusthear.co.za** waar al die leringe, preke en boeke gratis afgelaai kan word.

**E-mail address**: ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com

**Eksterne Hardeskywe – 1 terrabyte**Ons sal al die preke, leringe, dvds en boeke vir u gratis aflaai op u eie hardeskryf. U is net verantwoordelik om dit by die kantoor te kry en weer te kom kry as ons klaar is.

Donasies vir die diens is welkom.